# PSALM 75

75



Heer, ons kom 'n lof - lied bring.



U is na - by, U is sterk;



al u won - ders word be-sing,



da - de deur u krag be - werk.



Elk - een daar-van sal ons noem,



al u won - der - wer - ke roem.

2.
"As die *tydstip* dit vereis,
*gryp Ek* in en *oordeel* Ek.
Oor wie *Ek tereg moet* wys,
*sal Ek dan my reg vol*trek;
oor die *aarde en die* mens
is my *almag* onbegrens."

3.
"Ek sal *my gesag* volvoer
*oor die* skepping, *mens en* land.
Wát die *aarde ook b*eroer,
*Ek herstel dit in sy* stand.
Laat die *trotses dit b*esef:
Ek ver*neder* en verhef."

4.

As 'n *regter* is Hy streng.
*Leeg moet* hul die *beker* drink,
wyn wat *Hy, met gif g*emeng,
*vir die goddelose* skink.
Dié wat *hulle self ver*hef
sal Hy *met sy* oordeel tref.

5.
Ek sal *God die* Here eer,
*Hy wat* met *sy regter*staf,
God van *Jakob, ons re*geer,
*maar sy vyand sal ek* straf.
Al die *trotses sal ek* tref,
die op*regtes* word verhef.